# God het gesê: "Ek is die Here ..."

God het ge - sê: "Ek is die He - re,
wat jou uit son - de - sla - wer - ny
ge - lei het na 'n nu - we le - we.
Jy mag geen god hê, bui - ten My!"

2.

"Vereer dan geen gesnede beelde,

maak van My geen gelykenis;

maar dien My wat, alomteenwoordig,

jou Skepper en Verlosser is."

3.

Gebruik die heil'ge Naam nooit ydel -

God is waaragtig in sy trou.

Hy sal dié straf wat Hom belaster;

dié wat Hom liefhet, word behou.

4.

Met wysheid het Hy rus en arbeid

vir ons, sy mense, hier beveel;

gedenk die rusdag, hou dit heilig -

En jy sal in die seën deel.

5.
Eer ouers en eer owerhede,

God gee aan hulle die gesag,

en die belofte van die lewe

dra jou en ook jou nageslag.

6.

Jy mag nie doodslaan of jou wreek nie,

maar liefde moet jou lewe rig.

Jy mag die egband nie verbreek nie,

behou wat God in liefde stig.

7.
Jy mag nie van jou naaste steel nie,

maar wees in wat jy doen, getrou.

Neem nie aan valse dinge deel nie -

Wees een wat by die waarheid hou.

8.
Die hart is setel van die lewe,

maar laat hom ook so gou mislei.

Aanvaar in denke en begeerte

die Gees van God se heerskappy.

9.

Deur u volmaakte wet, o Here,

ontdek ons steeds ons sondigheid;

u Gees bring ons die heil in Christus

dat ons kan leef uit dankbaarheid.